WIKIPEDIA

# Balinees

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

**Balinees** (ᬪᬵᬱᬩᬮᬶ, ᬩᬲᬩᬮᬶ, *Basa Bali*, *Bhāṣā Bali*; letterlik: "taal van Bali") is 'n Maleis-Polinesiese taal wat in Suidoos-Asië op die eiland Bali (vandaar die naam) en omliggende eilande soos Nusa Penida, Lombok en Java van Indonesië gepraat word. Die taal word tans deur sowat 3,95 miljoen mense gepraat, hoofsaaklik Balinese.



Verspreiding van tale op die eilande Java, Bali en Madoera in Indonesië


Die woord "Aksara Bali" in Balinese skrif

| **Balinees**<br>ᬪᬵᬱᬩᬮᬶ, ᬩᬲᬩᬮᬶ<br>***Basa Bali, Bhāṣā Bali*** | |
|---|---|
| Gepraat in: | Indonesië |
| Gebied: | Suidoos-Asië |
| Totale sprekers: | 3,95 miljoen[1] |
| Taalfamilie: | Austronesies<br>Maleis-Polinesies<br>Kern-Maleis-Polinesies<br>Maleis-Soembawa<br>Bali-Sasak<br>**Balinees** |
| Skrifstelsel: | Latynse alfabet (algemeen)<br>Balinese skrif (opsioneel) |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | *geen* |
| ISO 639-2: | `ban` |
| ISO 639-3: | `ban (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=ban)` |

**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

Balinees is verwant aan Bandjarees, Chamorro, Indonesies/Maleis, Javaans, Madoerees, Minangkabau, Palauaans en Soendanees. Dit is ietwat minder verwant aan Filippynse tale soos Cebuano en Tagalog (Filippyns) en het daarnaas nog 'n los verbintenis met Malgassies in Madagaskar.

Balinees word soms as 'n dialek van Maleis beskou, maar dit word nie algemeen aanvaar nie, hoewel die Maleise taal 'n groot invloed op Balinees uitgeoefen het. Dit word met die Latynse alfabet of die Balinese skrif, 'n Brahmi-skrif uit die Indiese skriffamilie, geskryf. Laasgenoemde is verwant aan die Javaanse skrif van die Javaanse taal.

## Verwysings

1. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Bali" (https://www.ethnologue.com/language/ban) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20200414090722/https://www.ethnologue.com/language/ban) vanaf die oorspronklike op 14 April 2020. Besoek op 15 Oktober 2019.

## Eksterne skakels

